# Grote God, aan U die eer

190

Gro - te God, aan U die eer!
Heer - lik is waar U re - geer;
he - mels is u ma - jes - teit;
hei - lig u ge - reg - tig - heid.
U wat al - les on - der - hou,
U is e - wig en ge - trou.

1 2 3

X Lied :

2.

In genade, groot en ryk,
bou U, Heer, u koninkryk.
Voordat ek kon kies, kon vra,
het u Seun my vloek gedra.
Ek kon vind: U't my gekry
voor ek nog my skuld bely.

**3.**
**U, oor alles God en Hoof,**
**open oë van geloof**
**dat ons sien, geen goed of kwaad**
**word aan toeval oorgelaat:**
**Bokant ons begrip, verstand,**
**hou U al wat is in stand.**